# Komi

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Komi-Sirjeens** (Коми кыв, *Komi kif*), ook bekend as net **Komi** of **Sirjeens**, is 'n Fins-Oegriese taal wat gepraat word deur die Komi-volke in die Noordoostelik-Europese deel van Rusland. Van die verskeie dialekte wat in Komi voorkom, word twee hoofdialekte erken, hoewel die verskille nie groot is nie: Komi-Sirjeens, die grootste groep, dien as die letterkundige basis in Komi; en Komi-Jazwa, wat gepraat word deur 'n klein, afgesonderde groep Komi's in die noordweste van die krai Perm en suid van Komi. Permjaaks (ook Komi-Permjaaks genoem) word gepraat in Komi-Permjak, waar dit letterkundige status het.

| **Komi**<br>**Коми кыв, *Komi kif*** | |
|---|---|
| Gepraat in: | Rusland |
| Gebied: | Republiek van Komi<br>Perm-krai |
| Totale sprekers: | 390 000 |
| Taalfamilie: | Oeraals<br>Fins-Oegries<br>Fins-Permies<br>Fins-Wolgaïes<br>Fins-Samies<br>Oosseefins<br>**Komi** |
| Skrifstelsel: | Cyrilliese alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Republiek van Komi |
| Gereguleer deur: | |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `kv` |
| ISO 639-2: | `kom` |
| ISO 639-3: | `kom (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=kom)` |

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Komi-Sirjeens het 'n baie interessante geskiedenis wat die skryfstyl betref wat ongewoon is onder Fins-Oegriese tale. Die eerste skryfstelsel, die Oud-Permiese alfabet, is in die 14de eeu geskep deur die sendeling Stepan Chrap, wie se ma blykbaar 'n Komi van Weliki Oestjoeg was. Stepan het later 'n Komi-heilige geword. Die alfabet toon ooreenkomste met die Middeleeuse Griekse en Cyrilliese alfabet. In die 16de eeu is dit vervang deur die Russiese alfabet met sekere veranderings vir affrikate. In die 1920's is die taal geskryf in die Molodtsof-alfabet, wat ook van Cyrillies afgelei is. In die 1930's is oorgeslaan na die Latynse alfabet. Sedert die 1940's word die Russiese alfabet gebruik plus die bykomende letters *I*, *i* and *Ӧ*, *ӧ*.

Letters van die Molodtsof-alfabet sluit in:

Die Molodtsof-alfabet

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| А | Б | В | Г | Ԁ | Ԃ | Д | Е | Ж | Ԅ | Ԇ |
| а | б | в | г | ԁ | ԃ | д | е | ж | ԅ | ԇ |
| И | J j | К | Л | Ԉ | М | Н | Ԋ | О | П | Р |
| и | | к | л | ԉ | м | н | ԋ | о | п | р |
| С | Ԍ | Т | Ԏ | У | Ф | Х | Ч | Ш | Щ | Ы |
| с | ԍ | т | ԏ | у | ф | х | ч | ш | щ | ы |

## Dialekte

Komi-Sirjeens het tien dialekte: Prisiktifkarski, Nizjnewitsjegodski, Srednewitsjegodski, Loezsko-letski, Werchnesisolski, Werchnewitsjegodski, Petsjorski, Izjemski, Wimski en Oedorski. Prisiktifkarski word gepraat in die streek Siktifkar en is die model vir die generiese standaard-dialek van die taal. Dialekte word verdeel hoofsaaklik volgens hul gebruik van die w- en l-fomene, en sommige dialekte word verder onderskei deur gepalataliseerde d's en t's.

## Eksterne skakels

- 
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Komi.
- Fins-Oegriese elektroniese biblioteek deur die Fins-Oegriese Inligtingsentrum in Siktifkar, Republiek Komi (tuisblad is in Engel en Russies, teks in Mari, Komi-Sirjeens, Oedmoerties, Erzja en Moksja: http://www.library.finugor.ru/eng/

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Rusland&action=edit) **Amptelike tale van Rusland**

| | |
|---|---|
| **Federale taal** | Russies |
| **Amptelike tale van deelgebiede** | Abazyns · Adigies · Agoelies · Altaïes · Awaars · Azerbeidjans · Basjkiers · Boerjaties · Chakasies · Darginies · Erzja · Ingoesjeties · Jakoeties · Kabardies · Kalmikies · Karatsjai-Balkaries · Komi · Krim-Tataars · Koemikies · Lakies · Lesgies · Mari · Moksja · Nogai · Oedmoerts · Oekraïens · Osseties · Roetoelies · Tabasaraans · Taties · Tartaars · Tiwaans · Tsachoeries · Tsjetsjnies · Tsjoewasjies |
| **Tale met amptelike status** | Chanti · Dolganies · Eweens · Ewenkies · Fins · Joekagiers · Karelies · Kasaks · Komi-Permjaaks · Mansi · Nenets · Selkoeps · Tsjoektsjies · Wepsies |
| **Alfabette** | Cyrilliese alfabet · Russiese braille |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4207111-2 (https://d-nb.info/gnd/4207111-2) · NDL: 00577330 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00577330) |